# NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK
# PIETERMARITZBURG.



Geloftekerk 1839-1840



1924

# 80 jaar.



1964

## *Voorwoord.*

*In dankbare erkentlikheid teenoor die Heer van die Kerk kan die Gemeente Pietermaritzburg terugkyk oor die skof van tagtig jaar wat afgelê is. Onder Sy genadige hand en troue sorg kon die Gemeente leef en werk. Ook uit hierdie verbygegane tagtig jaar kan Sy trou afgelees word. Daarom is dit gepas dat die Gemeente by hierdie feesgeleentheid alle eer aan God die Heer toebring.*

*Dit was 'n vererende en verrykende eer om die geskiedenis van die afgelope tagtig jaar van die Gemeente se bestaan op skrif te stel. Die Gemeente se geskiedenis sal egter nie volledig wees nie as die gedeelte wat oor die Trekkers handel, d.w.s. vanaf die stigting van Pietermaritzburg, ook bygebring word nie. Dit word nou aangebied met die hoop dat dit daartoe sal bydrae om aan God die eer te gee.*

*Soos die verlede, behoort ook die toekoms aan die Here, daarom kan die Gemeente met die troos en die versekering die toekoms vreesloos tegemoet gaan.*

*Ernst F. Smith*
*Pietermaritzburg*
*20 Oktober 2001.*

## GESKIEDENIS VAN DIE GEMEENTE PIETERMARITZBURG.

Pietermaritzburg is in Oktober 1837 gestig. Die naam is saamgestel uit die name van Pieter Retief en Gert Maritz.
Pietermaritzburg was die eerste vaste Gemeente wat deur die Voortrekkers gestig is. Daar was wel 'n gemeente te Winburg gestig - dit was egter 'n Trekgemeente.Die eerste predikant wat die Trekkers met die Woord bedien het was Eerwaarde Erasmus Smit. Hy het op die trek twee eredienste op Sondae gehou en was ook verantwoordelik vir die katkisasie van die Trekkerkinders. Sy eggenote het op haar beurt weer skoolgehou vir die kinders. Voor die naam Pietermaritzburg gegee is het die omgewing bekendgestaan as Boesmansrant.
Die Trekkers was almal 'Hervormers' wat vanuit die Kaapkolonie gekom het en Natal binnegetrek het. Die aanval te Bloedrivier is vanaf Pietermaritzburg ge-innisieer.

Na die oorwinning te Bloedrivier op 16 Desember 1838 het die meeste van die Trekkers teruggekeer na Pietermaritzburg. Van die Trekkers het na Port Natal (Durban) gegaan. Die GELOFTE, wat te Bloedrivier afgelê is, het dan ook te Pietermaritzburg realiteit geword met die bou van die Geloftekerk - eers 'n Rietkerkie en daarna (1839 - 1840) die baksteengebou.


Gelofte Kerkie 1839 – 1840.

Erasmus Smit was steeds die predikant van die Gemeente. Daar was egter van die Trekkers, o.a.Hendrik Potgieter en Sarel Celliers, wat nie Erasmus Smit as predikant erken het nie.

## ERASMUS SMIT:

Gebore te Amsterdam, Nederland gedurende 1778. Sy vader was 'n onder-stuurman op die handelsvaartuie en was selde tuis. Sy moeder is oorlede toe Erasmus een jaar oud was. Na sy moeder se dood het Erasmus in die ' Aalmoezeniers ' weeshuis groot geword. Op ouderdom van 23 jaar teken hy in by die Nederlandse Zendinggenootskap om as sendeling opgelei te word. Op 5 September 1802 word hy as sendeling ' ingesegen ' en op 20 September 1802 vertrek hy per skip na Suid Afrika. Asgevolg van hewige stormwinde kom hy eers in Oktober 1804 in die Kaap aan.


*ds.Erasmus Smit*

In die Kaap verrig hy sendingwerk onder die Boesmans en Hottentotte. Omrede hy nie 'georden' is nie ondervind hy probleme by die Kaapse Kerk. In 1831 gaan hy na Olifantshoek (Alexandria) waar hy onderwys gee. Op ouderdom 58 jaar (1836) tree hy in die huwelik met Susanna Catharina Maritz. Sy was nog baie jonk.

Ten spyte dat hy verklaar dat hy oud en sieklik is dring die Trekkers by hom aan om hulle as 'leraar' op die trek te vergesel. Dit moet egter gemeld word dat geen van die Kaapse 'ge-ordende' predikante die Trekkers wou vergesel nie. Inteendeel het hulle die Trekkers veroordeel.

Toe Piet Retief by die Trekkers aansluit word hy as Trekkerleier gekies. Nadat Piet Retief orde in kerklike sake onder die Trekkers gekry het stel hy op 23 Mei 1837 Erasmus Smit as 'vaste predikant' van die Trekkers aan. Erasmus Smit moes self die erediens lei en het die vrae aan homself gestel. Die algemene Reglement van die Sinode van 1824 word as kerklike Wet aangeneem. Na die moord op Retief het Erasmus Smit hom by die laer van Piet Greyling aangesluit. Erasmus Smit was teenwoordig toe die Trekkers op 13,14 en 15 Augustus 1838 deur die Zoeloes aangeval is. 10000 Zoeloes teenoor 75 Trekkers. Die Trekkers het die aanval afgeweer.

'n Eienskap van Erasmus Smit was dat hy Geloftedag, elke jaar op 16 Desember, gevier het as 'n Sabbat- en Dankdag. Hy het dan ook Andries Pretorius en Sarel Celliers aangespreek omrede hulle Geloftedag net as 'n kultuurdag herdenk het.

In 1841 word ds. Daniël Lindley as predikant van die Voortrekkers aangestel en word Erasmus Smit, weens sy hoë ouderdom en siekte, as 'rustende leraar' verklaar.
In 1863, op ouderdom 84 jaar, sterf Erasmus Smit en sy eggenote binne 'n week na mekaar. Beide word begrawe te Pietermaritzburg. Erasmus Smit het sy werk met toewyding verrig.

DANIëL LINDLEY:

Word in 1841 deur die Trekkers as predikant aangestel te Pietermaritzburg. Ds. Lindley was 'n Amerikaanse sendeling wat sendingwerk onder die Zoeloes gedoen het.Na die Anneksasie van Natal het ds. Lindley teruggegaan en weer sendingwerk onder die Zoeloes gedoen. Ten tye van sy diens onder die Trekkers het hy ook dienste te Potchefstroom gaan hou en Nagmaal bedien.


Ds. Daniel Lindley
1942

Met die oorname van Natal deur die Britse regering is predikante van die Kaapse Kerk na Natal gestuur om die Trekkers te oorreed om die EED teenoor die koningin af te lê. Duisende van die Trekkers het Natal verlaat en na Transvaal en die Vrystaat gegaan. Baie het egter ook in Natal agtergebly aangesien hulle nie vir nog 'n Trek kans gesien het nie en het die Eed afgelê. Van 1842 is die naam van die Kerk in die Kaap verander na die Nederduits Gereformeerde Kerk. Trekkers wat in Natal agtergebly het moes dus by die Kerk inskakel.

# NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK VAN NATAL: 1921 - 1925.

In 1919 kom Eerwaarde A.R.Smit, 'n Spoorwegleraar van die Natalse Ned. Geref. Kerk na Pietermaritzburg. Op 22 Januarie 1922 is 'n adres aan Eerwaarde Smit oorhandig deur ds. D.F.Erasmus, Praeses van die N.G. Kerk te Pietermaritzburg. (Ds. Erasmus het later oorgekom na die Hervormde Kerk. Sy seun, met dieselfde voorletters, was ook 'n predikant in die Hervormde Kerk).

Eerwaarde Smit het sy intrek in 'n vertrek, net langs die Spoorwegkindertehuis in Mayors Walk, geneem. Hy het dienste vir 'n groep lidmate, waaronder lidmate wat hulle steeds as 'Hervormers' gesien het, gehou. Hierdie groep lidmate het tot sover as Mooirivier gewoon. In 1920 het hierdie groep aansoek gedoen by die NG Kerk, Pietermaritzburg om as selfstandige gemeente te werk. Hierdie versoek is tydens 'n Sinodesitting op 17 en 18 Maart 1920 geweier. Die groep het selfstandig opgetree en hulle eie sake en finansies behartig. In 1921 ontstaan daar onenigheid tussen hierdie groep, aan die een kant, en die NG Moedergemeente aan die ander kant. Ds. R.E.Van Heerden was die predikant van die Moedergemeente. As-gevolg van die onenigheid ontstaan daar 'n skeuring. Die onenigheid het veroorsaak dat Eerwaarde Smit op 'n Saterdagmiddag (Sept.1921) uit sy verblyfplek gesit is en sy huisraad in die pad gepak is. Van die groep lidmate het hulle oor Eerwaarde Smit ontferm en hom verblyf verskaf in 'n ander perseel in Mayors Walk ( waar Mayors Walk 8O vandag geleë is). Die drastiese optrede deur die Moedergemeente het die groep lidmate net meer vasberade gemaak om 'n eie Kerk te stig.

Op 1 Oktober 1921 kom 'n groepie van 50 lidmate bymekaar en besluit om 'n Gemeente onder die naam Nederduitsch Hervormde Kerk te stig. 'n Komitee bestaande uit broeders J.F.du Plooy, A.L.Hattingh, A. van Rooyen, en W.J.C. Scheepers word gekies om die aangeleentheid aan aandag te gee.

Op Saterdag 22 Oktober 1921 kom 'n groep van 100 lidmate bymekaar in die Fort Napiersaaltjie, met broeder J.F. du Plooy as Voorsitter, en word die Nederduitsch Hervormde Kerk van Natal gestig.

## Stigtingsnotule:

*Notule van een algemenen vergadering van de Nederduitsch Hervormde Kerk gehouden op Saterdag avond 22 Okt. 1921 in die Fort Napierzaal.*

*De vergadering was goed verteenwoordigd. Er waren ongeveer 100 perzonen aanwesig. De doel van de vergadering was om over te gaan tot de stichting van bovengenoemde Kerk en om voorlopig de Kerkraden te nomineren.*

*De Voorsitter, broeder Du Plooy, opende de vergadering met het singen van Ps. 25 vers 2 (Heer, ai! maak mij uwe wegen, Door Uw Woord en Geest bekend; Leer mij, hoe die zijn gelegen, En waar heen G'uw treden wendt. Leid mij in Uw waarheid; Leer ijwerig mij Uw Wet betrachten; want Gij zijt mijn heil, o Heer. I'k blijf U al den dag verwachten.), en Gebed.*

*Na de lezen van Ps. 90, spreek de Voorsitter 'n paar treffende woorden naar aanleiding van vers 16: " Laat uw werk aan uwe knechten gezien worden, en uwe heerlikheid over hunne kinderen ".*

*De Voorsitter wijs er op dat 70 jaren geleden deze Kerk hier in Natal gevestigd werd onder naam van de Voortrekkers Kerk, God doen altijd wat Hy beloofd, want hier zien ons dit van avond. De Kerk door de Voortrekkers geplant in die later van tijd aan't weg kwijnend was word van avond hier op nieuw gevestigd. Wij zijn bezig om van avond die gevalle muren van Jerusalem wederom op te bouwen. Wij kunnen onze posiesie vergelijken by iemand die sewentig jaren geleden zijn vader en moeder verloren heeft. Zoo dikwijls als hij de plaats voorbijgaan waar zij gestorwen en begraven zijn doet het al de verledenen in zijn geheugen opkomen alzo is het de geval van avond.*

*Hoe kunnen wij stilswijgen wanneer wij zien dat de Kerk zoolank reeds hier gesticht met de roeten worden verbieden. De broeder die deze voorstel heeft ingedient was ongetwijfeld niet versekerd dat zijn voorstel verwezenlijk zou worden en hier word het van avond door Gods genade aan ons ge-open wort. De heerlijke gedagte van ons tekswoord word heden letterlijk vervuld.*

*Laat ons dus van avond 'n verbond maken om bij dat Godshuis te zullen blijven en ons steeds vaster aan't Kruis van Christus te klemmen. De Voorsitter vermaand de aanwezigen om alles aan te pakken, aan pakken in de naam van Jehovah. Laat ons die bij deze Kerk aansluiten zijn gezanten van God om Zijn naam te dragen en Hem te belijden.*

*Daarna heeft broeder Malan de dokument van de stichting van de Nederduitsch Hervormde Kerk van Natal voorgelezen. Ook heeft het hij gezegt dat wegens 'n oponthoud ds. Kuhn in ons midde niet kan wezen, daar zijn saken die voor de Ring gelegd moeten worden voor bespreking en heelwaarskijnlik krijgen wij 'n volledige antwoord dan wij verwacht hebben.*

*Vervolgens heeft broeder Hattingh de vergadering daarop gewijst dat 'n gewigtige stap genomen is en dat wij het wat achteren is moeten vergeten en ons strekken naar het voor is. Wij moeten nie vijandig gezind zijn tenen onze teenstanders, maar veel meer moeten wij hem de broederlijke hand van vergewensgezijndheid toerijken.*

As Kerkraadslede word gekies:

Ouderlinge: W.J.C.Scheepers; J.F.du Plooy; C.J.Malan; A.L.Hattingh; S.W.Cadle en M.I.Cronje.

Diakens: Swarts; A.van Rooyen; D.Blomerus; A.V.Burger; P.van Deventer en J.J. Oosthuizen.




## Abraham Reinhardt Smit:

Op 10 Desember 1921 het eerwaarde A.R.Smit sy Colloquin Doctum voor die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering afgelê en op 31 Desember 1921 het sy inseëning in die Gemeente plaasgevind. Ouderling Cronje het die formulier gelees en die vrae gestel. Die inseëning is waargeneem deur eerwaarde Smit se broer, ds. M.T.R.Smit.

Onmiddelik na die stigting van die Gemeente is daar inskakeling gesoek by die Ned. Hervormde Kerk van Afrika. In 1922 is die Gemeente kennis gegee dat hulle nie die Kerk van Natal erken nie. Die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering van die Ned. Hervormde Kerk van Afrika het kennis tot die effek g egee.

Op 11 Februarie 1922 is 'n rondskrywe aan al die lidmate van die Ned. Hervormde Kerk van Natal gestuur waarin die redes van die onenigheid uiteengesit was. Die N.G. Moedergemeente het gepoog om die groep weer te laat verenig. Op 5 Mei 1923 het die Sinodale Kommissie van die Ned. Hervormde Kerk van Natal te Fort Napier vergader. Op 7 Mei 1923 het hierdie Kommissie saam met die Sinodale Kommissie van die N.G. Kerk vergader te Fort Napier. Die lidmate van die nuutgestigte Kerk wou egter nie verenig nie.

Die nuutgestigte Kerk het hulle onmiddelik beywer vir die bou van 'n Kerk. In 1923 het ouderling S.W.Cadle 'n staat van boukoste aan die Gemeente voorgelê. 'n Perseel is te Boomstraat 116 aangekoop en is daar onmiddelik met die bouwerk begin. Ouderlinge Malan en Hattingh het die Kerk gebou en broeders Niek Mathee en Hendrik Malan het die preekstoel en kateder en ander houtwerk gedoen.



KERKRAAD
1924

'n Klein orreltjie is bekom. In die lente van 1924 is die Kerkgebou ingewy. Die hoeksteen is deur Ouderling S.W.Cadle gelê. 'n Groter orrel is later deur broeder Hendrik Burger van Durban aan die Gemeente geskenk. Die klein orreltjie is aan broeder Paul Fouche verkoop.

Daar is steeds voortgegaan om inskakeling by die Ned. Hervormde Kerk van Afrika te soek. Op 25 tot 27 Julie 1924 het twee afgevaardigdes van die Ned. Hervormde Kerk van Afrika, ds. L.E.Brandt en Ouderling Koomans, met die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering van die Ned. Hervormde Kerk van Natal vergader. Ouderling Marks van Vereeniging is ook op die vergadering toegelaat. Die bespreking het oor die inskakeling gegaan. Ses lyste van lidmate wat wou inlyf is aan die vergadering voorgelê. In November 1924 het dr. S.P.Engelbrecht ook besoek aan die Gemeente afgelê. Hy het 'n verslag aan die Kommissie van die AKV van die Ned. Hervormde Kerk van Afrika deurgestuur waarin hy die inlywing steun.

'n Konsepvoorstel is deur die Kom. van die AKV van die Ned. Hervormde Kerk van Afrika aanvaar dat die Ned. Hervormde Kerk van Natal as 'n Gemeente van die Ned. Hervormde Kerk van Afrika ingelyf word. Eerwaarde A.R.Smit word as predikant van die Gemeente erken. Ds. Jac van Belkum het die inlywing teengestaan.

Eerwaarde Smit het die volgende proefpreke geskryf: In Nederlands Ps. 36 vers 10 - laaste gedeelte: " In Uwe licht zien wij die licht ". In Afrikaans Rut 1 verse 16 en 17: : ....... waar u sterwe, sal ek sterwe en daar begrawe word! Mag die Here so aan my doen en so daaraan toedoen - net die dood sal skeiding maak tussen my en u. Toe sy sien dat sy vas besluit het om met haar saam te gaan, het sy opgehou om met haar te spreek ".

Op 1 Februarie 1925 is die Ned. Hervormde Kerk van Natal ingelyf by die Ned. Hervormde Kerk van Afrika. Die volgende broeders is as Kerkraadslede gekies:
Ouderlinge: S.W.Cadle, H.E.Cadle, P.M.Theron, F.J.de Jager, P. van Vuuren, P.B.van Zyl, E.P.van Rensburg, A.L.Hattingh, C.J.Malan, H.A.Slier, J.F. du Plooy en W.J.C.Scheepers.
Diakens: D.H.Botes, P.J.Gerber, F.C. Vorster, A.V.Burger, S.J. van den Berg, H.J. Gizzing, J.J.Oosthuizen en P. van Deventer.

Ouderling J.F.du Plooy is as vise-Voorsitter en Ouderling Malan as Scriba/ Kassier gekies.



# Ned. Hervormde Kerk - Gemeente Pietermaritzburg
## 1925 - 2001

Op 3 Maart 1925 is eerwaarde A.R.Smit as predikant van die Gemeente Pietermaritzburg beroep. Op 8 Maart 1925 is ds. Smit deur ds. Jac van Belkum as leraar van Pietermaritzburg, tydens 'n erediens bevestig.

Die Gemeente het in finansiële moeilikheid verval en om sake te vererger het S.W.Cadle sy geld, wat hy aan die Gemeente geleen het. opgeeis. Die Gemeente was nie in staat om die geld aan hom terug te gee nie en moes die Kerkgebou op 'n openbare veiling verkoop word. Die Here het weer uitkoms gegee want die Weduwee- en Weesfonds, met goedkeuring van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering, het die duisend pond aan die Gemeente geskenk om die Kerkgebou terug te koop.

In 1927 word ds. A.R.Smit deur die Algemene Kerkvergadering verplaas Die rede is nie bekend nie.

Met die vertrek van ds. Smit het daar vir die Gemeente 'n lang en eensame pad voorgelê. Die Gemeente het vakant gebly tot 1950. Wat oor die tydperk 1928 tot 1935 in die Gemeente plaasgevind het is onbekend aangesien die Notuleboeke asook korrespondensie, wat in 'n staaltrommel was, weggeraak het. Dit het gebeur omrede die ampsdraers oor die tyd baie gewissel het en ook uit die Gemeente vertrek het.

In 1927 word Durban Gemeente gestig. Hulle is gelukkiger as Pietermaritzburg toe dr. P.W.Venter 'n beroep na Durban aanneem. In 1937 vertrek dr. Venter en ds. S.P.Viljoen neem 'n beroep na Durban aan. Hy tree ook op as konsulent van Pietermaritzburg. In 1939 vertrek ds. Viljoen en in 1943 neem ds. J.P. Labuschagne 'n beroep na Durban aan. Ook hy tree as konsulent vir Pietermaritzburg op.



Ds. S. P. VILJOEN
1936 - 1937



Ds. J. P. LABUSCHAGNE
Konsulent: 1941 - 1943

Beide dr. Viljoen en Labuschagne het baie vir Pietermaritzburg gedoen.

## Ds. C.L. van den Berg:

In 1950 neem ds. C.L.van den Berg 'n beroep na Pietermaritzburg aan. Dit was 'n blye dag vir die Gemeente. Na 22 jaar weer 'n predikant in die Gemeente. Daar het sommer weer lewe in die Gemeente gekom. Ds. Van den Berg was jonk en ongetroud. Baie lidmate het hom dan ook gesien as 'n toekomstige bruidegom vir hulle dogters. Ds. Van den Berg se verblyf in die gemeente was egter van korte duur, daar hy deur die Algemene Kommissie opkommandeer is vir ander dienste in die Kerk.


Ds. C. L. VAN DEN BERG
1950 - 1951

## Ds. J.M.Labuschagne:


Ds. J. M. LABUSCHAGNE
1951 - 1953

Op 3 Maart 1951 word ds. J.M.Labuschagne op luisterryke wyse te Pietermaritzburg ontvang. Deur die jare het daar 'n brug ontstaan tussen die N.G. Kerk en die Hervormde Kerk. Die Hervormde Kerk is uitgemaak as 'n Sektekerk. Sou Hervormers te Pietermaritzburg intrek is aan hulle gesê dat daar nie 'n Hervormde Kerk te Pietermaritzburg is nie. 'n Pastorie is aangekoop te Victoriaweg 39, waar ds. Labuschagne sy intrek geneem het. Op die stadium het die Gemeente maar uit ongeveer 100 lidmate bestaan, en moes daar hardgewerk word om kop bo water te hou. Offergawes is per fiets oor groot afstande ingevorder. In 1953 aanvaar ds. Labuschagne 'n beroep na Pietersburg en weer is die Gemeente vakant.

## Ds. J.J.Smit :


Ds. J. J. SMIT
1953 - 1956

Die Voorsienigheid is weer vir die Gemeente goed toe ds. J.J.Smit 'n beroep na die Gemeente aanneem. Dié jare was Pietermaritzburg baie Engelsgesind, en het ds. Smit gou inskakeling gevind by die Afrikanergemeenskap. Ook op hierdie vlak het hy sy plek volgestaan. Hy was lid en ook later Voorsitter van die plaaslike Skakelkomitee. Die Gelofiekerkie was dan ook gereeld op vergaderings van die Komitee onder bespreking, veral die viering van die Gelofte. Hy het die bestaan van die Hervormde Kerk met groot welslae verdedig. Die verhouding tussen die NG. Kerk en die Hervormde Kerk het baie verbeter. In hierdie tyd is by die Skakelkomitee besluit dat elk van die Afrikaanse Kerke 'n beurt moet kry om die Geloftediens waar te neem. Daar is rysmiere ontdek in die Pastorie en is daar besluit om ander persele vir die Kerk te bekom en ook om 'n behoorlike Kerk te bou. 'n Dubbelle perseel is te Greylingstraat aangekoop. 'n Argitek van Durban het 'n skets en modelplan vir die Gemeente opgetrek. Die koste was egter te hoog - die Gemeente kon dit nie bekostig nie. 'n Pastorie word aangekoop te Windsorlaan 3.

Mev. Dina Smit was ook 'n groot aanwins vir die NHSV. Die NHSV het die Gemeente in baie opsigte finansiël gedra.

In 1954 stig die Gemeente Estcourt van die Gemeente, onder Voorsitterskap van ds. Smit, van die Gemeente af. Voordat ds. en Mev. Smit hulle intrek in die nuwe pastorie kon neem aanvaar hy 'n beroep na Ermelo.

## Ds. J. S. Marais:


Ds. J.S. MARAIS
1956 - 1962

Weer was die Gemeente dankbaar toe ds. J.S.Marais 'n beroep in 1956 na die Gemeente aanneem. Hy en mev. Marais trek dan ook in die nuwe pastorie in. Ds Marais het die goeie werk wat sy voorganger gedoen het voortgesit. Buiten die bediening te Estcourt het hy ook dienste in 'n Wyk te Ixopo gehou.

Ds. Jan Marais het baie gewild geraak onder die mense van Ixopo. Die Skietkommando van Ixopo het hom dan ook aangestel as hulle kapelaan.

Te Greytown het ook heelwat oplewing getoon. Dienste is ook aldaar gereël. Die dienste is gehou aan huise van ouderling M.J.Hough. Ouderling Hough en sy vrou het dan ook die Sondagskool vir die Greytown kinders in sy huis gehou. Ook hier het baie NG-lidmate die dienste bygewoon. Volgens van die lidmate was hulle Hervormers maar aangesien daar nie 'n Hervormde Kerk te Greytown is nie, het hulle by die NG Kerk ingeskakel.

Die perseel te Greylingstraat is met hersonering as 'n Industriële gebied verklaar, en besluit die Kerkraad om die perseel te verkoop. Die perseel word in twee erwe verdeel en word verkoop. 'n Perseel is te Pinestraat 71 - 73 gekoop. Mnr. Knubbe is weer genader om te kyk of die Gemeente nie 'n goedkoper Kerk kon bou nie. Dit was egter nie moontlik nie.



'n Kombuis is aan die ou Kerkie aangebou. Die bouwerk is gedoen deur broeder Lukas Dreyer, bygestaan deur ouderling Marius Burger. Die kaste in die kombuis is eiehandig gebou deur ds. Jan Marais.

Alhoewel die Gemeente finansiël gesukkel het, het die Kerkraad nogtans besluit om vyfhonderd pond aan die Fonds vir Gemeentelikeopbou te skenk.

In 1956 word die eerste dagbestuur van die Diakonie in die Gemeente gekies, bestaande uit diaken H.C.van Rooyen (Voorsitter) en E.F.Smith (Sekretaris/tesourier) met mev. Marais, Dorie Mulder en Pikkie van Niekerk (NHSV) as bykomende lede. Met die eerste vergadering is besluit om 'n neseier van vyftig pond op te bou. Hierdie geld is bedoel vir barmhartigheidswerk in die Gemeente. 'n Bankrekening is te Volkskas ge-open. Die geld het vinnig ingekom en baie gesinne is gehelp. Die geld het so goed ingekom dat die Diakonie besluit het om drie Nagmaalstafels aan te koop. Die stoele is deur gemeentelede aangekoop. Die Nagmaaltafels is steeds ingebruik in die Gemeente.

Die perseel te Pinestraat is aangekoop vir eenduisend vierhonderd pond. Lidmate het besluit om geldelik by te dra totdat die perseel betaal is. Die volgende lidmate het soos volg bygedra:
Mev. J.M.Scheepers - Rl; Mev. A.Roux - Rl; Mev. S. Venter - Rl; Mev. M.

Wheeler - R1; Mnr. T.G.Visagie - R1; Mnr. L. Dreyer -R1; Kapt. Viljoen - R1; Mev. Van der Walt - R1; Mev. Marais - R1; Mev. J.Botha - R2; Mev. A. Dreyer - R1; Susie Rossouw - R1; Mev. Meyer - Rl; Mnr. M. Burger - R1; Mev. D.Mulder - R2; Mnr. F.Bossert - R1; Mnr. J.v/d Walt -R2; Mnr. W. Clarke - R1; Mnr. Cas Ferreira - R1; Eunice Botha - Rl; Mnr. Bossert - Rl; Mnr. Korfmann - R2; Mnr. A.Dreyer - R1; Ander lidmate het ook kontant bedrae geskenk maar wou nie hulle name laat noem nie.

'n Mev. Powell, Bergstraat 22, het 'n petisie by die Stadsraad ingedien waarin sy beswaar aanteken teen die bou van 'n Kerk te Pinestraat. Volgens haar sal daar te veel geraas word - karre wat briekaanslaan, ens. Haar man het bomskok tydens die oorlog opgedoen en dit sal hom affekteer. Frikkie Bossert het ook lyste opgetrek van mense wat die bou van die Kerk goedkeur. Die Stadsraad het mev. Powell se beswaar van die handgewys.

Die ou Kerksaaltjie te Boomstraat 116 is vir R8000 verkoop.

Op 20 September 1962 word afskeid geneem van ds. en mev. Marais, wat 'n beroep na Orkney aangeneem het.

Tydens ds. en mev. Marais se tyd is daar begin met die bak van koeksisters. Hierdie bakkery het tot diep in die nag aangehou. Lidmate wat hier die voortou geneem het was ouderling Hans Roux (sy resep is gebruik) en tannie Sophie Steinmann. Mev. Marais het haar plek gereeld volgestaan. Die orrel wat nog in gebruik is, is kontant aangekoop van geld wat met koeksisters ingekry is.

Daar is op 'n baie waardige wyse afskeid geneem van die ou Kerksaaltjie. Met die vertrek van ds. Marais het die konsulent van Durban die Gemeente gereeld besoek en dienste gehou. Dienste is gehou by die Gereformeerde Kerk om 16h30 op Sondae. Die Sondagskool het om 15h30 begin. Die Gemeente mag nie die Orrel van die Geref. Kerk gebruik nie. Twee van ds. Marais se kinders is te Pietermaritzburg gedoop.

## Ds. J.S.du P. Potgieter:

Na vele beroepe het prop. J.S.du P. Potgieter die beroep na Pietermaritzburg aangeneem. Dienste is gereël by die N.G. Kerksaal in Boomstraat. Hierdie dienste het, soos by die Dopperkerk, om 16h30 begin. Ons kon egter hulle klavier gebruik.


Ds. J.S.DU P POTGIETER
1963 - 1965

Die ongeleë tye van die eredienste het die Gemeente net harder laat werk om 'n Kerk te bou. Dr. A.J.G. Dreyer, Voorsitter van die Ring en predikant van Newcastle het die Gemeente voorgestel aan Unie Voorafvervaardigde Staalkonstruksiegeboue. Op 8 Maart 1963 op 'n Kerkraadsvergadering spreek mnr. Smook van UVS die vergadering toe. UVS kan vir die Gemeente 'n Kerkgebou oprig vir R20,000. Na baie briefwisseling en besoeke aan die Gemeente besluit die Gemeente om die Kerk te laat bou. Die boukoste het egter opgeskuif na R26,000. Mnr.Horner van PMB Construction is as bouer gekry. Baie NG lidmate het te kenne gegee dat hulle na die Hervormde Kerk gaan oorkom as die Gemeente 'n nuwe Kerkgebou het, aangesien baie van hulle oud Hervormers is. Die Raad van Finansies het die bou goedgekeur. 'n Lening is by SANLAM aangegaan.


Kerkgebou
1964

Begin van 1964 word begin met die bouwerk. Dit was of daar nuwe lewe in die Gemeente gekom het toe die fondament gelê is. Take is aan die Gemeente uitgedeel om vir die inhoud van die Kerk te kan betaal. Die NHJV - ligte in die Kerk; NHSV - Banke; Die preekstoel is deur ds. Potgieter geskenk. Die klankbord is deur die persoon wat die preekstoel gemaak het geskenk.AVBOB het die doopvont geskenk. Die kansellappe is self deur tannie Burger uitgewerk. Wk 2 (ouderling Steinmann se Wyk) het die matte geskenk. Ouderling Steinmann het die gehoorapparate aan die Gemeente geskenk.

Die Kerkgebou sou in Augustus 1964 ingewy word maar aangesien die gebou nog nie voltooi was nie is dié uitgestel tot Desember 1964. Die fabriek te Oos Londen wat die banke moes maak brand af en kon die banke nie betyds beskikbaar wees vir die inwyding nie.

Op 5 Desember 1964 word die nuwe Kerkgebou op luisterryke wyse ingewy. Stoele is by Voortrekkerlaerskool geleen aangesien die banke nog nie beskikbaar was nie. Ds. Potgieter het die hoeksteen gelê. Die wydingsrede is deur dr. A.J.G. Dreyer gehou. Die teks was Jes. 1 vers 12 : " As julle kom om voor My aangesig te verskyn, wie het dit van julle hand ge-eis - om My voorhowe te vertrap". Die volgende predikante het die inwyding bygewoon: di. J.J. Smit; J.S.Marais; Zwarts (Glencoe).
Na die erediens is groete oorgedra namens die NG Kerk, Geref. Kerk asook van die Algemene Kommissie. Die orrel, bespeel deur broeder R.D.Steinmann is op 4 Desember 1964 in gebruik geneem. Op Sondag 6 Desember 1964 is Nagmaal, deur verskillende predikante waargeneem, gevier.

In November 1965 word die banke ingebruik geneem. In dieselfde jaar neem ds. Potgieter 'n beroep aan na die Gemeente Coligny.

Tydens ds. Potgieter se dienstyd in die Gemeente, het die verhouding tussen die Afrikaanse Kerke te Pietermaritzburg baie verbeter, veral met die NG Gemeente, Napierville. Preekstoele is gereeld uitgeruil. Daar was gereelde Bybelvasvrae tussen die twee Kerke se Jeug.

## Ds. J.B.J.van Rensburg:

Na die vertrek van ds. Potgieter is daar baie onsuksesvolle beroepe uitgebring. In April 1966 word ds. en mev. J.B.J.van Rensburg in die Stadsaal te Pietermaritzburg, verwelkom. Ds. Buitendag van Durban tree as seremoniemeester op en maak die aanmerking : " Daar is verskillende soorte predikante - daar is 'travellers' en daar is 'setlers' - Gemeente, julle het vandag 'n 'setler' in julle midde. Hoe waar was sy woorde nie!


Ds. J.B.J. VAN RENSBURG
1966 - 1987

Barste het in die pastorie ontstaan asgevolg van dinamiet wat deur die Spoorweë in die omgewing, waar 'n spoorlyn in aanbou was, geskiet was. Na nagte se vergaderings is 'n huis te Ashbyweg aangekoop. Die ou pastorie is herstel en verkoop. Ds. Van Rensburg, 'n kranige perderuiter het vir hom naby die nuwe huis 'n kampie bekom en gou was die perde daar. Ou Koos - die wit perd - het by baie funksies opgetree.

Met die vetrtrek van ds. Kruger vanaf Durban kies die Ring ds. Van Rensburg, voltyds, as Superintendent van Kerstening. 'n Taak wat hy met groot ywer en welslae verrig het. Die werk wat ds. Van Rensburg vir Sending vir die Kerk verrig het spreek boekdele. Die Sendingpredikers het hom as hulle 'vader' gesien. 'n Gebou is by die pastorie opgerig waar die predikante bymekaar kon kom enwaar vergaderings gehou kon word. Ds. Van Rensburg, wat wel ter tale was - hy het preke in Swahili vir die SAUK geskryf, het ingeteken by die Natalse Universiteit waar hy Zulu I met sukses afgelê het. Siekte het ds. Van Rensburg geteister. In 1973 doen hy longvliesontsteking op. 'nGroot terugslag volg toe hy sy stem verloor. 'n Spesialis raai hom aan om sy beroep neer te lê as predikant. 'n Sterk geloof en 'n tweede opinie van 'n ander spesialis, herstel hy heeltemal. Hy moes egter eers vir ses maande nie sy stem gebruik het nie. Baie komiese voorvalle het hulle dan ook gedurende hierdie ses maande afgespeel, bv. hy skryf op 'n vel papier wat hy wil sê –as hy klaar geskryf het dan vra die ander die papier om terug te skryf - dan skryf ds. Van Rensburg ' man ek is nie doof nie - ek kan net nie praat nie'. Na sy herstel gaan hy voort met sy taak as predikant. As gevolg van die feit dat hy baie moes reis en laat nagte met die sending besig sou wees bedank hy as Superintendent van Kerstenning. Alhoewel hy bedank het en 'n ander dominie aangewys is in sy plek het die Sendingpredikante maar gereeld na hom gekom vir raad. Ook mev. Van Rensburg – ten spyte van baie ontberinge behaal haar MA graad. Sy doseer ook Afrikaans by die Natalse Onderwyserskollege. Ook op hierdie gebied verrig sy 'n baie groot taak en is die Gemeente baie trots op die pastoriepaar. In 1987, asgevolg van sy siektetoestand, aanvaar hy siekte-emiritaat.


Kerkraad 1985.

## Ds. C.J.Viljoen:

In 1988 aanvaar ds. C.J.Viljoen, na afhandeling van sy twee jaar as weermagkapelaan, 'n beroep na die Gemeente. Dit was redelik moeilik vir ds. Viljoen om van die jongmanne oor te skakel na 'n Gemeente waar die meeste lidmate reeds bejaarde mense is. Die Gemeente het nog steeds finansiële probleme, en daar word gesukkel om die verpligtings na te kom. Op 'n stadium oorweeg die Kerkraad om die Kerkgebou te verkoop. 'n Vraelys word in die Gemeente gesirkuleer waarin die lidmate moes antwoord:



1. Of hulle, as die Kerkgebou verkoop word, by 'n Susterkerk (NG-Kerk) wil inskakel?
2. Of lidmate by die Gemeente, Pinetown, wil inskakel? of
3. As daar, 'n saaltjie gehuur kan word, waar eredienste gehou sal word of hulle die dienste by die saaltjie sal bywoon?

Met 'n volgende Gemeentevergadering word besluit om nie die Kerkgebou te verkoop nie

Die Gemeente het egter besluit dat 'gesindhede' moet verander en dat harder gewerk moet word. Tydens 'n finanskomiteevergadering is ondersoek na die gemeente se geldsake gedoen. Dit is gevind dat net 38 lidmate die Gemeente finansieël onderhou. 70 lidmate se offergawe is baie min en by 75 lidmate word glad nie gekollekteer nie. Die Gemeente het maandeliks met R2700 agteruit geboer. 'n Lys van lidmate se name en adresse is voor in die diakens se offergaweboeke geplaas - 'n soortgelyke lys is aan die wyksouderlinge oorhandig en die ampte is gevra om al die lidmate in hulle wyke te gaan besoek en met hulle oor hulle offergawes te praat. Die finansiële posisie het binne 'n paar maande so verander dat mnr. Willie Vorster , Kerk se hoofrekenmeester, die Gemeente kom besoek en gelukgewens het. Die Gemeente kon weer sy verpligtinge nakom.

Die lidmate te Greytown het net verdwyn - baie het na die N.G.Kerk, Greytown oorgegaan. Met opsporing van die lidmate is besoeke aan hulle gebring. 'n Skoolhoof en sy gesin is opgespoor en na 'n besoek aan hom het hy as ouderling aanvaar - is daar eredienste in die skoolsaal gereël. Soms het tot 20 lidmate die eredienste in die skoolsaal bygewoon. Die ouderling se seuntjie het tydens die erediens die gemeente op 'n klein orreltjie met die sang begelei.

In Januarie 1996, na 'n maand se verlof bedank ds. Viljoen as predikant van die Kerk en is die Gemeente weer vakant.

## Ds. Petrus Harmzen:




In Julie 1996 word Prop. en mev. Petrus Harmzen te Pietermaritzburg ontvang, in 'n deelsorg hoedanigheid. Hy word deur sy swaer ds. Gerrie Botha bevestig. Voor ds. Harmzen sy amp opneem besluit die Gemeente om die pastorie in Ashbyweg te verkoop. Die rede was dat daar teen hoë kostes reparasies daaraan gedoen moes word. 'n Huis word tė Stuartstraat aangekoop waar ds. en mev. Harmzen hulle intrek neem, nadat hulle eers in 'n woonstel gebly het.

Met die nuwe predikant, vol energie en werksdrang, word verskillende projekte in die Gemeente aangepak. Die Gemeente toon ook weer geleidelik 'n groei.

Op 24 April 1998 word die pastoriepaar se eerste seun gebore. Die pastoriepaar, asook die Gemeente is in die wolke oor die nuweling.

Op Maandag 22 Oktober 2001, op die Gemeente se verjaardag, maak die tweede seun, vir die pastoriepaar sy opwagting.

Daar word voortgegaan met dienste te Greytown. Dienste word nou ook gereël te Richmond (Natal).



KERKRAAD
2000

**Gebeurtenisse en Lidmate wat 'n Groot rol in die Gemeente se bestaan gespeel het.**

# De Natalsche Getuige.

*PIETERMARITZBURG, FEB. 27, 1846.*

## GEDOOPT

*In de Nederduitsche Hervormde Kerk, op den 8sten* FEB. 1846,

**Een zoon van den Heer Frederik Simon Berning, met name Willem Frederik Carl.**

Uitknipsel uit die "Natal Getuige (Natal Witness)" gedateer 27 Februarie 1846. Die berig handel oor 'n kind, Willem Frederik Carl Berning, wat in die Nederduitsche Hervormde Kerk, Pietermaritzburg, gedoop is.



## Ouderling J. F. du Plooy:

Ouderling Du Plooy was Voorsitter van die Kommissie wat die stigting ondersoek het en wat ook as Voorsitter by die stigting-vergadering opgetree het. Met die eerste verkose Kerkraad in die Gemeente is hy as Vise-Voorsitter gekies.



## Ouderling C.J.Malan:

Ouderling Malan het gedien op die Kommissie wat die stigting moes ondersoek. Hy tree as Skriba op tydens die Stigtingsvergadering. Hy word dan ook as ouderling en Skriba gekies, deur die Gemeente op die eerste Kerkraad. Ouderling Malan en Ouderling Hattingh was die bouers van die kerkgebou te Boomstraat 116.

## Ouderling A.L.Hattingh:



Ouderling Hattingh dien op die Kommissie wat stigting moes ondersoek. Hy dien ook as Ouderling op die eerste Kerkraad. Hy is mede bouer van die kerkgebou te Boomstraat 116.



## Ouderling S.W.Cadle:

Word as Ouderling gekies op die eerste Kerkraad. Ouderling Cadle handig die bouplanne en boukostestaat by die Stigting-vergadering in om die Kerksaaltjie te Boomstraat 116 te bou. Hy leen ook die geld vir die bou van die Kerksaaltjie aan die gemeente. Later verlaat hy die Kerk en eis hy die geld van die Gemeente onmiddellik terug of hy neem hulle hof toe.

## Ouderling W. J. C. Scheepers:

Ouderling Scheepers het 'n baie groot rol gespeel in die stigtings-jare van die Gemeente. Hy het op die Kommissie wat die stigting ondersoek het gedien en word ook as Ouderling op die eerste Kerkraad gekies. Vir baie jare was daar gereeld 'n Scheepers wat te Pietermaritzburg op die Kerkraad gedien het.



Inwyding van Kerksaaltjie te Boomstraat 116. Die dogter aan die linkerkant voor is Susan Bredenkamp. Sy is laterjare getroud met Marius Burger. Sy was die eerste Voorsitster van die N.H.S.V. te Pietermaritzburg in 1932.

## Marius J. Burger:



Hy was 'n stigterslid van die Gemeente. Hy was die eerste Jongeliede Voorsitter in die Gemeente Hy het in die Gemeente gedien as Diaken en vir baie jare as ouderling. Vir baie jare dien hy ook as Vise-Voorsitter van die Kerkraad. As Sondagskoolsuperintendent het baie van die lidmate deur hom met die Bybel kennis gemaak, en is deur hom gekatkiseer.
Later het hy en sy eggenote verhuis na Ladysmith (Natal), waar hy ook oorlede is.



Katkisante 1954 - Oom Marius lings voor langs ds. J.J.Smit.



Kerkraad 1925 - Oom Marius agter tweede van lings.

## Hendrik Burger:



Hy is gebore te Pietermaritzburg. Sy vader was diaken A.V.Burger, een van die diakens op die eerste Kerkraad wat in die Gemeente gekies is. Hendrik Burger het die eerste orreltjie aan die Gemeente geskenk. Hy het vir baie jare die orrel tydens eredienste in Durban Gemeente gespeel.

## Abraham Erasmus:



## Hans Roux:



Hierdie twee persone het eers as diakens en daarna as Ouderlinge baanbrekers werk in die Gemeente gedoen. As diakens het hulle met fietse oor lang afstande offergawes by lidmate ingesamel. Hulle het lidmate besoek by Henley en Taylors-halte (0ngeveer 30 km vanaf Pietermaritzburg).

## Ouderling Jan Steinmann:



Oom Jan Steinmann en tannie Sophie kom vanaf Glencoe Gemeente, waar hulle reeds baanbrekerswerk verrig het. Oom Jan het op die Spoorweë gewerk en is vanaf Glencoe na Franklin, Oos Griekwaland, verplaas. Die hanghorlosie in die Konsistorie is deur oom Jan aan die Gemeente geskenk. Hy het ook die gehoorstukke in die Kerkgebou geskenk en laat installeer. Oom Jan het 'n gehoorgebrek gehad. Daar was 'n tyd toe oom Jan en sy twee seuns as ouderlinge saam in die Gemeente gedien het.



## Ouderling Jurie Snyman:

Vir baie jare het oom Jurie as hoofouderling in die Gemeente gedien. Hy het ook aan baie katkisante die Kerkgeskiedenis geleer as Katkisasiemeester. Oom Jurie se seun, Jannie was dan ook die Gemeente se kassier en diaken.

## Juffrou M.E.Maakal:



Wat 'n merkwaardige dame. Ten spyte van haar eie siekte het sy vir baie jare in beheer van die Gemeente kategese gestaan. Wie onthou nie nog daardie fluitjie wat by pieknieks om haar nek gehang het nie. Sy het ook altyd tyd gemaak om die siekes in die hospitaal en tuis te gaan besoek. Sy het haar plek orals in die Gemeente volgestaan. Sy was 'n perfeksionis in alles wat sy aangepak en in die Gemeente gedoen het.



## Dorothea Mulder (tant Dorie):

Daar was maar net een tant Dorie. Haar gehalte lidmaat sal ons seker nie weer in die Gemeente kry nie. Sy het geleef vir haar Here en vir haar Kerk. Vir die Gemeente het sy fondse ingesamel van huis tot huis. Sy sou met 'n lys by die besighede in Kerkstraat, by die stasie, begin en geloop het tot in Mountain Rise. Niks was vir haar te veel nie. Sy het, met haar bediende, gesorg dat die Kerkgebou altyd skoon en netjies is - ook die tuintjie rondom die Kerk. Op 'n keer was tant Dorie in die hospitaal waar een van haar niere verwyder is, na ontslag by die hospitaal en by die huis, het sy gou aangetrek - terwyl oom Hans werktoe is, en met 'n kierie kerktoe geloop om te gaan kyk of die Kerk skoon is. Haar plek by die koeksistersbakkery was ook nooit leeg nie. Sy het altyd gesorg dat die werkers tee kry. Sy het baie laat skaterlag met haar sê-goed. Bewaar die een wat 'n sigaretstompie by die Kerk weggooi!!!

## Ouderling Jan van der Walt:



Hierdie skraal ouderling was vir baie jare die Koster van die Gemeente. Hy en sy eggenote, tannie Griet, was ook gereelde koeksistersbakkers. Oom Jan het ook vir baie jare die katkisante Bybelgeskiedenis geleer.

## Ouderling Koos Fouche:



## Ouderling J.C.van Niekerk:



## Ouderling Willie van der Merwe:



## Diaken Hans Mulder:



## Evelyn Mortlock:



Evelyn Mortlock en haar man Jan Mortlock het van Kokstad na Pietermaritzburg gekom. Hierdie gesin het onmiddellik hulvolle gewig by die Gemeente se werksaamhede ingegooi. Jan was dan ook vir baie jare Ouderling in die Gemeente. Evelyn was die eerste vroulike diaken wat in die Gemeente gekies is. Die eerste vroulike Ouderling was Deborah Lotz. Evelyn en Jan was ook gereelde Koeksisterbakkers. Jan, wat 'n baie soettand gehad het, het altyd geproe of die koeksisters se gehalte korrek was. Evelyn en Jan is gereeld in die Gemeente gekroon as die mees verliefste paartjie.

## Paultjie Ackerman:



Hierdie seun het vir jare die orrel in die Kerk, tydens eredienste, gespeel. Sy ouers was Ouderling Tom Ackerman en Lettie Ackerman. Paultjie het die Kerk se orrel op 12 jarige ouderdom begin speel. Tydens uitsaaidienste is gereeld swak kommentaar van die SAUK ontvang aangesien ons van 'n gekwalifiseerde orrelis moes gebruik maak. Daar was van die dienste van mnr. Hein de Villiers, 'n musiek skoolinspekteur, gebruik gemaak. Daar was gereeld swak kommentaar van die SAUK. Sonder die wete van die SAUK besluit die Kerkraad dat Paultjie ook tydens Uitsaaidienste sal speel. Die kommentaar daarna was dat die orrespel en die sang baie goed saamvloei. Paultjie het laterjare na die Kaap verhuis.

Inwyding van Kerkgebou te Pinestraat 71, 1964.

Feesprogram 1964.



Gedenkprogram

PLEGTIGE WYDINGSFEES

KERKGEBOU

Nederduitsch Hervormde Gemeente,

Pietermaritzburg

5 en 6 Desember 1964

Goue Jubileumfees 1975.

NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK VAN AFRIKA



GEMEENTE

PIETERMARITZBURG

GOUE JUBILEUM FEES

1925–1975

## Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging:

Op 6 Augustus 1932 kom 9 susters asook ouderlinge M.Burger, Botes en Scheepers, van die Gemeente, bymekaar in die Kerkgebou te Boomstraat 116, Pietermaritzburg en stig die Pietermaritzburgse Nederduitch Hervormde Sustersvereniging. Die volgende bestuur word gekies:

Voorsitster: Mev. S.Burger
Onder Voorsitster: Mev. A. Vorster
Sekretaresse: Mej. E. Vorster
Hulp Sekretaresse: Mev. A. Strauss
Tesourier: Mej. A. du Preez.



Mev. Susan Burger

As rekords nageslaan word is dit duidelik dat dit die eerste Sustersvereniging, onder die naam ' Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging ' wat in die Hervormde Kerk gestig is. Die Hervormde Sustersvereniging het eers in 1940 die naam ' Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging ' aangeneem. Voor 1940 het die die Hervormde Susters bekend gestaan as ' Dorkas ' verenigings.

Die N.H.S.V. te Pietermaritzburg het onmiddellik begin met die insameling van fondse deur koekverkopings, Tiekieaande te reël. Met een so'n koekverkoping word 6 pond (R12) ingesamel. Volgens daardie jare se standaard 'n reuse sukses. Met die gelde wat so ingesamel is word toebehore vir die bediening van tee, o.a., 'n koper Urn vir die bedrag van 7 pond 10 sjielings (R15) aangekoop. Hierdie Urn was vir baie jare in die Gemeente gebruik.

Die vereniging was nog nie as 'n welsynsorganisasie geregistreer nie en is die fondse aan die Kerkraad geskenk om die Konsulent te betaal en vir die instandhouding van die Kerkgebou.

Die vereniging het in 1937 ontbind en is weer herstig onder leiding van Mev. Viljoen, predikantsvrou van Durban.

Vanaf 1951 het die vereniging 'n bloeitydperk beleef onder leiding van mev. Labuschagne, die eerste pastoriemoeder van Pietermaritzburg. Na mev. Labuschagne het mev. Dina Smit, L. Marais, S. Potgieter, Ami van Rensburg, Riana Viljoen en tans Dorette Harmzen, Voorsitters van die Vereniging gewees.


Mev. D.Smit


Mev. Marais


Mev. A.van Rensburg

Die NHSV onder die leiding van hierdie dames is en was werklik 'n SEëN vir die Gemeente. Sonder die NHSV van Pietermaritzburg sou hierdie Gemeente seker lankal sy deure moes gesluit het.

As Kerkraadsnotules nagelees word sal inskrywings aandui dat daar gereeld groot bedrae geld aan die Kerkraad geskenk is. Die NHSV het fondse ingesamel deur by troues te spysenier, stalletjies by die Koninklike Skou te beman en dan seker een van die grootste bronne die bak en verkoop van koeksisters.



Klompie dames agter die koeksisterpanne.

Daar is gereeld bestellings gekry en dan is daar aan huise van diaken Coetzer koeksisters gebak tot soms twee-uur die oggend. Op so 'n aand is tot 120 dosyn koeksisters gebak. Die pyporrel in die Kerk is met geld wat uit koeksisterverkope gekry is, kontant betaal. As daaraan gedink word dat 'n dosyn koeksisters vir 'n halfkroon (2/6) verkoop is, is dit sekerlik 'n merkwaardige prestasie. Die baksters/bakkers was ouderling Hans Roux (sy resep is gebruik), Sophie Steinmann, mev. Coetzer, Snyman, kort Venter, lang Venter, Dorie Mulder, Martha van Staden, Marais, Lettie Ackerman, Joey Scheepers, Griet van die Walt, Pikkie van Niekerk en diaken Ernst Smith.

Laterjare het ander, van die jonger lidmate, bygekom.

Ouderling Marius Burger het vir die Susters twee groot koekrollers uit 'n Jakarandahoutstomp gedraai. Hierdie rollers is gesteel tydens 'n inbraak by die Kerk. Later het ouderling Burger van die rollers van die droër van 'n ou wasmasjien 'n meganiese deegroller gemaak wat vandag nog gebruik word. Hierdie masjien vergemaklik die rol van die deeg baie.

Die Here het ons te Pietermaritzburg vir baie jare geseën met dames in die NHSV waarop ons trots kan wees. Hulle was en is vir ons 'vêr bo korale' werd.

## GOUE SKAKELS:

Op 24 September 1998 kom 'n aantal lidmate van 60 jaar en ouer bymekaar en stig die ' Goue Skakels ' vereniging. Die doel van hierdie vereniging is om:

1. 'n Gees van kameraadskap en hulpvaardigheid onder bejaarde lede in die Gemeente aan te moedig en te bevorder;
2. na die geestelike en stoflike belange van die bejaardes om te sien;
3. te waak oor die welsyn van die bejaardes en hulle met raad te ondersteun;
4. te strewe na die handhawing van 'n gees van goeie betrekkinge en samewerking met die Gemeente en mede-lidmate;
5. om lede in hospitale en/of tuis te besoek tydens siekte of rou. Om sosiale funksies, uitstappies en Bybelstudies en ander samekomste te reël.



Groep Goue Skakels tydens 'n byeenkoms

Die eerste bestuur wat verkies is: Voorsitter Ernst Smith
Sekretaris: Ami van Rensburg
Bykomende lede: Lettie Vermaak
Martha Smith
Maureen Wheeler

00000 000 00000